Seisoen  1924



BESKRIJWENDE

# Katalogus

EN

# Prijslijs

VAN

# Vrugtebome

GEKWEEK DEUR

## P. & P. de WET

## Villiersdorp, K.P.

S.G.

If you prefer this Catalogue in English please let us know, when a copy will at once be posted to you.

As U verkies om hierdie Katalogus in Engels te he, gee ons dan asseblief kennis daarvan en ons sal U 'n Engelse eksemplaar stuur.

# AAN ONS KLANTE.

Dit is ons 'n genoeë U ons agste Katalogus van vrugtebome aan te bied, en ons wil sodoende die geleentheid te baat neem om U ons hartelike dank toe te bring vir die ondersteuning ons verleen gedurende die laaste sewe seisoene. Ons sal ons uiterste probeer U so te behandel dat ons altyd verseker mag wees van U voortdurende ondersteuning en aanbeveling.

Ons het nou ons Kwekerye, wat oor 'n half-miljoen bome in verskillende stadiums bevat, uitgebrei. Die grond is buitengewoon geskik om bome te lewer met goeie veselagtige wortels en op die wyse 'n veiliger vervoer na andere plase te verseker.

Ons wil ons klante verder verseker, dat nog tyd, nog moeite, nog onkoste gespaar was met die kies, kweek, en voorbereiding van ons bome en dat ons hulle met die grootste vrymoedigheid kan aanbeveel as goed gekweek en gesond en alle orders aan ons toevertrou sal weer ons gereedste en beste aandag ontvang.

Geheel die Uwe,

P. & P. DE WET.

VILLIERSDORP,
1 Maart 1924.

# AAN KORRESPONDENTE.

*Lees asseblief sorgvuldig oor voor U bestel.*

1. Alle korrespondensie moet gerig word aan:—
P. & P. DE WET, VILLIERSDORP, K.P.
*Bankiers*: NASIONALE BANK, VILLIERSDORP.
*Telegrafies adres*: "BOMEN, VILLIERSDORP."
*Foon No.* 6.

2. Om so ver as moontlik vertraging in uitvoer van orders en onnodige korrespondensie te vermy word klante vriendelik gevra om gebruik te maak van ons bestel vorms, en hulle adresse duidelik te skryf.

3. Alle bestellinge word sorgvuldig gepak vir vervoer na alle dele van die Unie om op die wyse hulle aankoms in 'n goeie toestand te verseker, en word vry op die spoor gelewer by Worcester of Elgin Stasies. Ons laat nie ekstra betaal vir pak of pakmateriaal.

Ons hou ons nie verantwoordelik vir enige verlies of oponthoud wat veroorsaak mag word deur die nalatigheid van die Spoorweg Departement nadat ons die bome afgelewer het.

Geen klagtes tensy gemaak binne tien dae na datum van aflewering van bome sal in aanmerking geneem word.

4. WAARBORG VAN EGTHEID EN VOORWAARDE VAN VERKOOP:—Ons neem alle moontlike voorsorgmaatreëls om foute te voorkom en ons waarborg dat ons bome eg is, soos die name aangegee is, en ons hou ons verantwoordelik om bome, wat per abuis die verkeerde name dra, te vervang met ander of om die geld daarvoor betaal terug te betaal, en ons gee geen verder waarborg nie, en ons hou ons ook vir niks verder aanspreeklik nie.

5. Naaste datum van uitvoering van bestelling moet by elke order gegee word, want ons klante moet duidelik verstaan, dat dit baie moeilik is om bome agter te hou wat by die middel van Augustus nog in ons kwekerye staan. Dit geld natuurlik sekere soorte soos kweepers en die verskillende vroë perskes, amandels, pruime, ens. Appels kan later terug gehou word onderhewig aan die weersomstandighede.

6. Bestellings van kliënte aan ons onbekend moet vergesel wees van goeie referensies.

7. Ons terme is kontant binne 30 daë van datum van faktuur, "Invoice".

# Hoe en Wanneer te Plant.

**Die beste tyd is vanaf 1 JUNIE tot 31 AUGUSTUS.**




Die plan wys aan:— Fig. 1. Die lyn met pun tjies bo die wortels wys aan die holte wat met water na die plant moet opgevul word, en dan met die grond op die linkersy na die water weg gesak is. Die proses is nie nodig nie as dit reën na die bome geplant is.
Fig. 2. Dieselfde boom gesnoei. Dit moet gedoen word sodra die boom geplant is. Fig. 3. Dieselfde boom na een jaar sy groei.

# TAFEL.

## OM AAN TE TOON DIE GETAL BOME NODIG OP 'N AKKER VOLGENS WYDTE VAN MEKAAR GEPLANT.

(Een Akker is 43,560 vierkante voete.)

| | |
|---|---|
| 10 Voet x 10 Voet | 435 |
| 11 „ x 11 „ | 360 |
| 12 „ x 12 „ | 302 |
| 13 „ x 13 „ | 257 |
| 14 „ x 14 „ | 222 |
| 15 „ x 15 „ | 193 |
| 16 „ x 16 „ | 170 |
| 17 „ x 17 „ | 150 |
| 18 „ x 18 „ | 134 |
| 19 „ x 19 „ | 120 |
| 20 „ x 20 „ | 108 |
| 21 „ x 21 „ | 98 |
| 22 „ x 22 „ | 94 |
| 23 „ x 23 „ | 82 |
| 24 „ x 24 „ | 75 |

Die volgende is min of meer die afstande vereis vir die uitlê van boorde met die verskillende soorte van bome:—

Appels nie minder dan 24 voet.
Pere nie minder dan 24 voet.
Perskes 20 tot 24 voet.
Abrikose 20 voet.
Nectarines 20 voet.
Japanese Pruime 20 voet.
Kersies 24 voet.
Kweepers 18 tot 20 voet.
Vye 24 voet.

Daar is natuurlik uitsonderinge onder bogenoemdes soos soms aangetref by die verskillende soorte van pruime, appels en pere waarvan sommige van nature regop groei

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*

# Pryslys van Vrugtebome.

Appels, Abrikose, Amandels, en Pruime, minder dan 100, **1/3** elk; **£6** per 100; en **£60** per 1,000.

Perskes, **1/=** elk; **£5** per 100; en **£50** per 1.000.

Vyge **1/=** minder dan 100; **£4 15 0** per 100; en **£45** per 1,000.

Prunes (Pruimedante) en Kweepers, **9d**. elk minder dan 100; **£3 15 0** per 100; en **£37 10 0** per 1,000.

Spesiale kwotasies vir bestellings van oor die 1,000.

N.B.—Ons lewer al ons bome op Worcester of Elgin Stasies vry van pak of vervoer onkoste, maar posgeld van klein bestellinkies met pakketpos versend word gevoeg by rekening.

Dit is onmoontlik om bome van eerste grootte met pakketpos te stuur daar hulle teveel moet besnoei word.

N.B.—Hierdie pryslys stel alle voriges buite omloop. Daar is groot onkoste verbonde aan drukwerk, daarom as iemand die pryslys ontvang en nie van self plan het om bome te bestel nie, sal hy ons 'n groot guns doen, as hy dit wil oorhandig aan iemand wat gedurende 1924 wil plant.

---

# Soorte

## APPELS.

CARTER'S BLUE.—Die appel word al meer en meer gewenst in Suid-Afrika. Die vrug is groot, vaal groen, met dowwe rooi en blou strepe. Die boom is 'n geweldige groeier en goeie draer.

COX ORANGE PIPPIN.—'n Baie goeie appel met uitstekende geur; laat.

COMMERCE.—Van Amerikaanse oorsprong en groot waarde. Die boom is 'n vry groeier en goeie draer. Die vrug is van 'n goeie grootte en rond. Uitstekend om in Koelkamers te hou, en goed vir uitvoer.

JONATHAN.—'n Amerikaanse dessert appel, geskik vir die meeste soorte van grond. 'n Slank maar geweldige regop groeier en baie goeie draer. Die vrug is van middelmatige grootte; het 'n geel skil met rooi strepe en die vlees is wit, sag en sappig. Goed bekend in Australië. Goed vir Koelkamers.

MISSOURI PIPPIN.—Vrug groot, bleek witagtig, geel met lig en donker spatsels, wit vlees middelmatig sappig, suuragtig. Hoogs aanbevelingswaardig en geskik vir Koelkamers.

OHENIMURI.—Van Nu Seelandse oorsprong en een en dieselfde as "Munro's Favourite". Geskik vir dessert; 'n middelmatige groeier en gereëlde draer. Die boom is sterk en dra sy vrug naby die stam. Die vrug is dus goed beskerm teen sterk wind. Kan aanbeveel word as uitstekend vir Koelkamers.

ROME BEAUTY.—Van oorsprong 'n Amerikaanse dessert appel wat goed groei in koue klimaat; 'n middelmatige groeier en bloei laat. Die vrug is groot en rondagtig, die skil geel met rooi strepe en geel kolle. Die vlees is geel en sappig. Boom dra goed en vrugte is baie geskik vir Koelkamers.

STONE PIPPIN.—'n Welbekende appel en een van die beste waar dit beantwoord.

SCARLET NONPARIEL.—'n Uitstekende Engelse dessert appel en goed bekend in Australië. Die vrug is middelmatig rond en die kleur geel gestreep met rooi aan die sonkant. Die vlees is wit, ferm, sappig, en soet. Die boom is taai, groei goed en dra baie. Uitstekend vir Koelkamers.

TAUPAKI.—Van Nu Seelandse oorsprong, volmaak gevorm en pragtig gekleurd; 'n seker en geweldige draer; boom is feitelik "blight proof".

VERSVELD OF RED CAUDWELL.—'n Groot harde appel uitstekend vir die mark. Die vrug is groenagtig geel met rooi strepe, maar heeltemal rooi aan die sonkant. Baie geskik vir Koelkamers.

WAINWRIGHT.—Vrug van middelmatig tot groot; kleur geelagtig rooi met bloed rooi strepe aan die sonkant. Word in Februarie ryp. Baie gewenst in Natal. 'n Goeie appel vir dessert en kook doeleindes. Boom is feitelik "blight proof".

WATSONVILLE SPECIAL.—Die boom is 'n sterk regop groeier en vrye draer. Die vrug is van middelmatige grootte en ferm. Die kleur is 'n diep geel met donker blos. Word ryp van Februarie tot Maart en is baie geskik vir Koelkamers.

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*

**BESTEL VORM. SEISOEN 1924.** Order No............

# P. & P. de WET
**VILLIERSDORP, K.P.**

**Telegrafies Adres :—**
**"BOMEN," Villiersdorp.**
**Foon NO. 6.**

*Skryf asseblief duidelik.*

Naam ........................................................................................

Volledig adres ........................................................................................

Naaste Stasie ........................................................................................

Noem hier hoe bome moet gestuur word ........................................

Naaste datum van uitvoering van bestelling ........................................

Datum ............................ Handtekening ............................................

Indien uitverkoop of kort mag ons vervang deur byna soortgellyke soort..........

| Getal | Naam van Soort | | | |
|---|---|---|---|---|
| | *Alle orders wat ons aanneem is onderhewig aan die terme soos neergele in ons Katalogus.* | | | |

**BESTEL VORM. SEISOEN 1924.** Order No...............

# P. & P. de WET

**VILLIERSDORP, K.P.**

**Telegrafies Adres :—**
**"BOMEN," Villiersdorp.**
**Foon NO. 6.**

***Skryf asseblief duidelik.***

Naam ................................................................................

Volledig adres ................................................................................

Naaste Stasie ................................................................................

Noem hier hoe bome moet gestuur word ..............................................

Naaste datum van uitvoering van bestelling ...................................

Datum .................................... Handtekening ....................................

**Indien uitverkoop of kort mag ons vervang deur byna soortgelyke soort**..............

| Getal | Naam van Soort | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| | *Alle orders wat ons aanneem is onderhewig aan die terme soos neergele in ons Katalogus.* | | | | |

WEMMERSHOEK.—Een van die geliefkoosde appels in die handel deur die hele Unie . Die boom is 'n geweldige draer. Die vrug is donker rooi, baie lekker en geskik, vir Koelkamers. Die appel is ook bekend as "Late Bloomer" en is goed vir uitvoer.

WINE SAP.—Die vrug is rondagtig en van middelmatige grootte. Die vlees is ferm, brokkelig en sappig. Die boom is 'n gesonde groeier en goeie draer. Die vrugte word in Maart ryp en is geskik vir Koelkamers.

WHITE WINTER PEARMAINE.—Die boom is sterk en gesond, groei geweldig en dra gereeld. Die vrug is van middelmatige grootte. Die kleur is bleek geel bespat met kolle, en die wange is van 'n effens donkerder geel. Die vlees is geel brokkelig, sappig en effens suur. Die boom is half-"blight proof" en word sterk aanbeveel vir die Oostelike Provinsie. Die vrug is geskik vir Koelkamers.

## AMANDELS.

PAPER SHELL (Sagte Dop).—Middelmatige grootte. Sagte dop en dra baie goed.

## ABRIKOSE.

OUDE KAAPSE.—'n Ou Kaapse soort wat in die helfte van die seisoen ryp word. Swaar en gereelde draer. Die vrug is van middelmatige grootte. Uitstekend vir meebos en ander doeleindes.

ROYAL.—In alle dele van Afrika waar die abrikoos nog geplant was het dit die beste geblyk, òf om te droog òf om in te lê. Dit is van Franse oorsprong, dra goed en is 'n gesonde en geweldige groeier.

EARLY NEW CASTLE.—Baie vroeg. Die vrug is middelmatig, goud geel met rooi wange, en sappig. Die boom is 'n gereelde draer en die vrugte word in November ryp.

## JAPANESE PRUIME.

APPEL.—'n Groot ronde bloed pruim byna dieselfde as die Satsuma. Heerlike geur en goed vir uitvoer. Ons kan dit aanbeveel.

BURBANK.—'n Goeie en gewenste soort. Die vrug is rond en helder rooi. Die vlees is geel en baie geurig. Die boom bloei laat, is 'n goeie groeier en geweldige draer. Word ryp middel seisoen. Vrug eersteklas vir mark, konfyt, of inlê. Ons kan dit aanbeveel.

CHALCOT.—Die vrug is groot, rond en plat. Die kleur is 'n helder rooi. Om die heerlike smaak ten volle te kry moet pruime aan die boom ryp word. Word net voor die Kelsey ryp. Uitstekend vir uitvoer.

CHERRY.—Ook bekend as "Nuwe Jaars" of "Rooi Pruim." Die vrug is rooi, klein en rond maar baie lekker. Vroeg in Desember ryp.

KELSEY.—Is die grootste en word die laaste ryp van alle pruime. Die vrug het 'n heerlike geur en is uitstekend vir die mark of uitvoer. Die boom is 'n goeie groeier. Die pruim het nog aan almal voldoening gegee.

METHLEY.—'n Kruis tussen Cherry en Satsuma deur Mnr. W. L. Methley van Natal gemaak. Die vrug is klein en bolvormig, donker rooi met pers bloesem. Die vlees is donker rooi en heerlik. Om dit so vroeg is is dit uitstekend vir die mark.

SATSUMA.—'n Bloed pruim met 'n groot, byna ronde, donker rooi vrug. Die pit is baie klein. Uitstekend vir die mark en inlê. Die boom is taai en 'n vry groeier.

SANTA ROSA.—Die boom groei goed en dra gereeld. Die vrugte is gesond en sonder foute, word die end van Desember of die begin van Januarie ryp, en is goed vir uitvoer.

WICKSON.—Die vrug bly 'n pêrelagtige wit kleur van dit half ryp is tot 'n paar dae voor dit ryp is, dan neem dit met eens 'n sagte ligrooi aan en binne 'n paar dae verander dit tot 'n donker karmosyn met 'n wit skynsel. Die vlees is fyn, suikeragtig, en heerlik. Een van die beste soorte van pruime.

## PRUNES (PRUIMEDANTE).

CALIFORNIA D'AGEN.—Word beskou as die beste van alle prunes vir handelsdoeleindes oor die hele wêreld. Die vrug is groot en het 'n violet kleur.

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*

## PERE.

BEURRE-BOSC.—Die vrug is groot en van goeie kwaliteit. Die skil is geel met rooi spatsels. Die vlees is wit, fyn en smeltend. Die boom groei en dra goed. 'n Welbekende dessert peer wat in Februarie ryp word en is goed vir Koelkamers.

BON-CHRETIEN.—'n Baie goeie peer oor die hele wêreld bekend as geskik vir alle doeleindes. Kan tot twee maande in die Koolkamers lê.

DECEMBER.—'n Welbekende Kaapse soort. Die vroegste peer, word in Desember ryp. Die boom is 'n geweldige regop groeier en gereelde draer. Die peer is klein maar geurig.

DOYENNE D'COMICE.—Groot, rondagtig. Vlees — teer, smeltend, sappig, en ryk. 'n Heerlike dessert peer. Boom groei goed. Maart en later. Goed vir Koelkamers waar dit aangehou word tot in Julie. Goed vir uitvoer.

DUCHESSE D'ANGOULEME.—Vrug baie groot, langwerpig, en oneven in omtrek. Die skil is bleek geel met bleek bruin rooiagtige are. Die vlees is wit, botteragtig, smeltend, en geurig. 'n Uitstekende dessert peer en goed vir uitvoer. Die boom is 'n slanke groeier. April. Sal in Koelkamers hou tot in Julie.

EASTER BEURRE.—'n Laat soort van uitstekende kwaliteit. Die vrug is groot, rondagtig en plat. Die skil is geelagtig groen met rooibruin kolle. Vlees — wit, ferm, smeltend, en geurig. Die boom is 'n middelmatige groeier en vry draer. Word van Mei af ryp. Hou goed in Koelkamers tot September.

FORELLE OF TROUT.—Dit is 'n pragtige peer met briljante kleur bedekt met rooiagtige kolle gelykende op "Trout". Die vrug is van middelmatige grootte en langwerpig. Die skil is geel met rooi die sonkant. Die vlees is teer, smeltend, suikeragtig, en baie geurig. Die boom is taai en groei geweldig. Word van April tot Julie ryp, is goed vir uitvoer, en kan in Koelkamers gehou word tot in Augustus.

GLOU MARCEAU.—'n Welbekende en geskikte peer om laat te verskeep. Die vrug is van middelmatig tot groot. Die skil is bleek groenagtig geel bedekt met groenagtige grys kolle. Die vlees is wit, teer, suikeragtig

*Sie bladsy 5 vir Pryse* 

en smeltend. 'n Uitstekende dessert peer. Maart-Julie. Hou goed en kan in Koelkamers bly tot in Augustus. Goed vir uitvoer.

JARGONELLE.—'n Welbekende vroë dessert peer van middelmatige grootte. Word kort na die Desember peer ryp maar moet aan die boom ryp word. Die skil is glad en groenagtig geel met donker bruinagtig rooi aan die sonkant. Die vlees is geelagtig wit, teer, smeltend, en sappig. Dit het 'n ryk wynagtige geur. Die boom is gesond en 'n goeie groeier. Ongeskik vir Koelkamers.

JOSEPHINE DE MALINES.—'n Uitstekende laat dessert peer van goeie kwaliteit en grootte. Die skil is geelagtig groen met rooi aan sonkant. Vlees effens rooiagtige geel, smeltend, sappig en geurig. 'n Taai en goeie draer. Beantwoord goed in Suid-Afrika en aanbevelenswaardig vir uitvoer. Maart.

KEIFFER'S HYBRID.—Die vrug is van middelmatig tot groot. Die skil is geel met 'n lig vermiljoen wang. Die vlees is sappig met 'n spaanspek geur. Word in Maart ryp maar kan in Koelkamers gehou word tot in September. Die boom is 'n regop groeier. Laat die vrugte in die huis ryp word. Uitstekend om in te lê.

LOUISE-BONNE.—'n Baie goeie peer oor die hele wêreld bekend. Die boom is 'n goeie draer. Die vrug is middelmatig en langwerpig. Die vlees is wit en smeltend. Uitstekend vir uitvoer en Koelkamers.

WINTER NELIS.—'n Welbekende en gesogte peer. 'n Buitengewoon slank groeiende boom. Die vrug is rond en van middelmatige grootte. Met 'n geelagtige skil bedekt met rooi kolle, en bruinagtig vlekke. Lang sirkelvormige stengels. Vlees — geelagtig, smeltend, met wyn agtige geur. 'n Baie goeie laat soort. Maart-Augustus. Geskik vir Koelkamers en uitstekend vir uitvoer.

RIET PEER.—'n Ou Kaapse soort met vrug van middelmatige grootte. Die boom is 'n geweldige groeier en goeie draer. Goed om in te lê. Vroeg in Januarie ryp.

## PERSKES.

BEET ROOT.—Die boom is 'n sterk groeier wat vry dra. Einde van September tot Januarie. Vlees — rooi. Skil dowwe rooi gloed.

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*

BRIGG'S RED MAY.—Groot, baie vroeg. Mooi rooi wang. Goed vir uitvoer.

DR. HOGG.—'n Geurige perske van Engelse oorsprong. Vrug middelmatig tot groot, geel kolle met rooi wang. Vlees geelagtig wit met ryke geur. Middelseisoen. Pit heeltemal los en goed vir uitvoer.

DUKE OF YORK.—'n Goed gekleurde perkse van goeie grootte en ryke geur. Baie vroeg. 'n Goeie draer en aanbevelenswaardig.

EARLY ALEXANDER.—Baie vroeg. Rooi sappige vlees. Goed vir mark en uitvoer.

ELBERTA.—Groot vrug, geel met rooi wang, los pit, middelseisoen, gesonde en goeie groeier. Geskik vir mark en droog maak.

FOSTER.—'n Amerikaanse perske baie gewenst in Kalifornië. Vrug baie groot. Kleur diep oranje aan sonkant. Vlees — geel, ryk en sappig. Word net voor Early Crawford ryp. Baie goed vir mark en droog. Middelseisoen. Onseker draer.

HIGH'S EARLY CANADA.—'n Vroë Amerikaanse perske. Kleur witagtig geel met rooi kolle aan sonkant. Middelmatige grootte. Los pit. Vlees — wit, sappig en smeltend. Word in December ryp.

LE VAINQUER.—Groot roomagtige wit met blosende wang. Vlees — teer, sappig en geurig. Los pit. Word ryp voor Early Alexander. 'n Soort wat nou baie veld win.

LEMON CLING.—'n Groot suurlemoen gekleurde taai pit perske. Goed om in te lê. Word in Maart ryp.

MUIR.—Vrug groot met geel skil en vlees, volmaakte klein los pit, en baie soet vlees. Middelseisoen. 'n Baie goeie draer. Seker die beste perske om te droog of in te lê.

PARVIE.—Wit vlees taai pit met ryke geur en baie goed om in te lê. Ook bekend onder die naam van "Canning Peach".

PEREGRINE.—'n Duidelike middelseisoen soort, gekenmerk deur sy goeie samestelling en vrugbaarheid. Die vrug is mooi en groot met 'n briljante rooi skil. Die vlees is baie geurig en los gemakkelik van die pit af. Goed vir uitvoer.

ROYAL GEORGE.—'n Welbekende Engelse soort van goeie kwaliteit. Vrug groot en rond. Skil baie bleek met rooi spatsels aan die skaduwee kant en 'n dieper rooi aan die sonkant. Vlees bleek geelagtig, wit en rooi om die pit, sappig ryk en geurig. Middelseisoen.

SALWAY.—Engels van oorsprong en 'n laat perske in Kalifornië. Vrug groot en rond. Skil geel met 'n diep rooi wang. Vlees diep geel en rooi om die pit. Baie laat. Geskik vir mark of droog.

SKOONGESIG.—'n Ou Kaapse soort met heerlike geur. Taamlik groot met pragtige kleur. 'n Goeie en gereelde draer. Goed bekend in Londen.

SEA EAGLE.—Vrug groot met groenagtig wit kleur. Vlees teer en sappig. Maart.

VAN RENSBURG.—'n Baie laat taai pit wat ryp word as al die ander soorte al uit die mark is. Nog nie goed beproef nie.

WATERLOO.—Die vrug is taamlik groot en rond. Die kleur is 'n helder rooi wang met donker stippels aan die sonkant. Die vlees is bleek met rooi tinte aan die skaduwee kant. Pit nie heeltemal los nie. Smeltend, sappig en geurig. Baie vroeg. Gewoonlik dieselfde tyd as die Early Alexander.

## NECTARINE.

GOLD MINE.—Los pit van uiterste grootte. Kleur bronsagtig rooi. Vroeg in Desember.

## VYE.

Ons het die volgende soorte op hande en kan die Adriatic, Wit Genoa en Ou Kaapse Wit Vy aanbeveel as uitstekend vir uitgebreide aanplanting en ook vir han-

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*

delsdoeleindes. Hulle is sterk en gesonde groeiers. Vye kan nie so gemakkelik verplant word as andere blaarafvallende vrugtebome nie en moet dus afgesny word omtrent 'n voet van die grond en die veselagtige wortels moet ook goed ingekort word.

Van bowestaande en deur ondervinding geleer, kan ons om te verplant 'n vyeboom van middelmatige grootte aanbeveel.

ADAM.—Kleur bruin.
CALIMYRNA.—Kleur wit.
CASTLE KENNEDY.—Kleur bruin.
LOURENZO MARQUIS.—Kleur donker.
NEW BRUNSWICK.—Kleur bruin.
NEGRO LARGO.—Kleur donker.
OU KAAPSE.—Kleur wit.
WHITE ADRIATIC.—Kleur wit.
WHITE GENOA.—Kleur wit.

## KWEEPERS.

OLD CAPE.—'n Ou Kaapse uitgesogte soort. Die beste vir handelsdoeleindes. Vrug van middelmatig tot groot. Ons kan dit aanbeveel.

---

## GETUIGSKRIFTE.

CAPE ORCHARD KO., BEPERKT., K.P. — Dit gee ons genoeë om te getuig dat die 1,200 bome deur U aan ons gedurende die 1922 seisoen verskaf, asook bome van U gedurende die verledene plant seisoen ontvang, almal gegroei het en ons volkome bevrediging gegee het.

MNR. J. Z. LE ROUX, L.P.R., BOT RIVIER, K.P. — Ek moet U van harte bedank dat U my so 'n uitstekende versending van bome gestuur het. Hulle het in eerste klas kondiesie aangekom en ek is baie tevrede met hulle. Seker 95 persent van hulle het gegroei.

LADY DE VILLIERS GRAAFF, "De Grendel," TYGERBERG, K.P. — Dit sal U verbly om te hoor dat al die appelbome wat ons van U ontbied het in eerste klas kondiesie aangekom het en dat die bome sterk en gesond was. Die bome groei almal goed en verlede jaar het ons 'n goeie oes appels gehad en hulle beloof goed vir die aankomende seisoen. U kan altyd verseker wees van verdere bestellings van my en ek sal U aanbeveel by enig een wat voornemens is 'n boord aan te plant.

MNR. C. E. WAIT, KRAAIFONTEIN, K.P. — Dit skyn of die bome deur my van U gedurende die laaste twee jare gekoop baie goed groei. Toe ek die eerste maal by U een bestelling gemaak het was ek ietwat twyfelagtig aangaande die kwaliteit daar die prys buitengewoon laag was, maar die standaard grootte van die bome deur U gestuur gee my volkome bevrediging. 'n Mens gee nie om om 'n goeie prys te betaal vir jong appel en peer bome as die kwaliteit en grootte goed is.

---

MNR. W. R. BUSS, "**Citrus Estate**," Mazoe, S. RHODESIE. — Hoewel die bome so lang op die spoor was het hulle in eerste klas kondiesie hier aangekom. Hulle groei geweldig en hoewel hulle nog maar 'n maand geplant is is almal al vol blare. Ek is baie in my skik met hulle.

---

DIE HERE BAKER & BOND, "**Fettiplace**," LONGHOPE, K.P. — Ons is baie tevrede met die duisend Royal abrikoosbome aan ons gedurende die laaste seisoen verskaf.

---

MNR. J. OSCAR, "**Waterkloof**," HOUW HOEK, K.P. — Gaarne maak ek U bekend dat die appelbome my gedurende die laaste seisoen gestuur baie goed vordering maak en dat ek baie tevrede met hulle is.

---

MNR. D. B. MALAN, "**Arrieskraal**," ELGIN, K.P. — Sowat ag jaar gelede het ek 'n paar duisend van U appelbome tesame met 'n paar duisend van ander kwekerye geplant. Ek het eers gemeen dat ek 'n fout gemaak het daar U bome geënt en nie geokkuleer was. Ek vind nou na ag jaar, dat U bome vir die andere, op "Northern Spy" geokkuleer, ver voor is en dat hulle ook meer vrugte en groei wys dan die op "Northern Spy," geokkuleer. Ek kan ook verder sê dat ek verlede jaar op die Caledon Landboutentoonstelling 'n hele paar eerste pryse gewen het met appels van bome van U kwekerye.

---

MNR. W. A. KRIGE, "**Weltevreden**," ELGIN, K.P. — Die bome wat U my gedurende 1921 gestuur het was sterk en gesond en van die hele versending het ek nie een enkele verloor nie. Hulle groei van dag nog uitstekend en vergelyk baie gunstelik met ander bome dieselfde tyd geplant.

---

DIE HERE METCALFE & BOSMAN, "**The Highlands**," WORCESTER, K.P. — As U na ons plaas kan kom, sal ons baie bly wees om U te wys hoedat die 2,000 appel, 2,000 perske, 1,500 prunebome, ens., deur U aan ons gelewer gegroei het, vernaamlik die Elberta perske bome. Dit is onmoontlik dat ons beter kon verwag het òf in die groei òf in die dra van die bome. Ons sal altyd probeer om U bome aan te beveel as bome van 'n hoë kwaliteit, en as U altyd die soorte kan lewer die ons wil plant, sal ons nooit ons bestellings vir bome elders plaas nie.

 *Sie bladsy 5 vir Pryse*